66

# PSALM 66



Juig, al - mal op die aar - de, roem Hom;



sing, al - le men - se, tot Gods eer;



bring die ver - e - ring wat Hom toe - kom.



U wer - ke wek ont - sag, o Heer.

66

1(b)



Voor u ge - sag breek al - le teen - stand



en voor u mag moet al - mal buig;



voor U, o Heer, kruip el - ke vy - and;



voor U moet al - mal sing en juig.

1 1b 2 3 4

X Lied :

2.
Hoor hoe die God van wonderwerke
die see verdeel het met sy hand,
hoe, in sy almag sonder perke,
sy volk kon trek oor droë land.
Geen mag kon keer dat Hy ons red nie,
dit het ons juigend bly gemaak.
Teen God durf niemand hom verset nie;
sy oog sien elke nasie raak.

3.

Loof alle volke, loof en prys Hom;
laat almal luid die lof vertel
van Hom uit wie ons lewe voortkom,
ons God, die God van Israel.
Ons is beproef met vuur en water,
deur U gevang, Heer, in 'n net,
maar uitgelei na oorvloed later
en uit beproewinge gered.

4.

Ek bring my offers na u huis toe
wat ek in nood belowe het;
toe ek U roep, het U geluister;
ek was opreg in my gebed.
Kom, almal hoor van sy verlossing,
hoor, dienaars van die Here, hoor:
Hom wil ek met 'n loflied toesing,
my smekinge het Hy verhoor.